| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Lede van die groep het na mekaar geluister. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Groeplede het mekaar in die groep gehelp en aangemoedig. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Groeplede het by die opdrag gebly. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Elkeen het ‘n kans gekry om te praat. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Die ooreenkomste is korrek aangedui. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Die verskille is korrek uiteengesit. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Die groep se werk is netjies gedoen. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| | | | | | |

**Table 4.5**

Kom ons hersien!

- Wanneer is ‘n figuur **simmetries**?

________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________

- Watter van die figure op p. 5 is **simmetries**?

________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________

Het jy geweet?
‘’n Ontwerp wat meer as een keer binne sy buitelyne inpas, is **rotasie- simmetries**. Die aantal kere wat ‘n ontwerp binne sy buitelyne inpas, noem ons die **orde vansimmetrie**.



**Figure 4.11**

.

### 4.5.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in 'n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe beskryf en klassifiseer volgens hul eienskappe.

## 4.6 Om die woordeskat en eienskappe van rotasie te gebruik om die verwantskappe tussen 2-D figure te beskryf[6]

### 4.6.1 WISKUNDE

### 4.6.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.6.3 Meetkunde

### 4.6.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.6.5 Memorandum

1. 1.1 2
   1.2 6
   2. 2.1 Ja
   2.2 Ja
   2.3 Nee
   3. 4 2
   4. 3

#### 4.6.5.1 LEERDERS AFDELING

### 4.6.6 Inhoud

#### 4.6.6.1 AKTIWITEIT: Om die woordeskat en eienskappe van rotasie te gebruik om die verwantskappe tussen 2-D figure te beskryf [LU 3.4]

1. Trek die volgende figure af en knip hulle netjies uit:
   1.

[6]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21722/1.1/>.



**Figure 4.12**

2.



**Figure 4.13**

1.1 Bepaal hoeveel keer die ontwerp binne sy buitelyne sal inpas:
Figuur 1: ____________________________________________________________
Figuur 2: ____________________________________________________________
2. Stel vas of die volgende figure rotasie-simmetrie het.
2.1



**Figure 4.14**

________________________________



**Figure 4.15**

2.2
________________________________
2.3



**Figure 4.16**

_________________________________
3. Voltooi: 'n Vierkant het 'n orde van simmetrie van ______________________
'n Reghoek het 'n rotasie-simmetrie van orde _____________________________
4. Het 'n driehoek rotasie-simmetrie? _______________________________

### 4.6.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in 'n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder die woordeskat en eienskappe van rotasies, refleksies en verplasings gebruik om die verwantskap tussen bepaalde twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe binne patrone (insluitend transformasies en simmetrie) te beskryf.

## 4.7 Om vergrotings en verkleinings van 2-dimensionele figure te teken[7]

### 4.7.1 WISKUNDE

### 4.7.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.7.3 Meetkunde

### 4.7.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.7.5 Memorandum

#### 4.7.5.1 LEERDERS AFDELING

### 4.7.6 Inhoud

#### 4.7.6.1 AKTIWITEIT: Om vergrotings en verkleinings van 2-dimensionele figure te teken [LU 3.3.2, LU 3.5]

Soms is dit nodig om vorms te verklein of te vergroot. Dink maar aan 'n prent wat jy wil fotostateer, maar dit moet in 'n kleiner ruimte inpas, of opskrifte wat jy met behulp van 'n fotostaatmasjien wil vergroot om as aanwysings teen 'n gangmuur te gebruik. Kom ons kyk hoe vaar jy op jou eie!

1. Gebruik die geruite papier en:
1.1 vergroot die vierkant drie keer;
1.2 verklein die reghoek een keer;
1.3 verdubbel die grootte van die driehoek.

[7]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21725/1.1/>.



**Figure 4.17**

2. Vergelyk nou jou tekeninge met die oorspronklikes. Wat merk jy op as jy die vorms met mekaar vergelyk?

UITDAGING!

Kan jy die olifantjie net so teken in die groter blokkies?

---



**Figure 4.18**

---

### 4.7.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in 'n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe wat in hierdie graad bestudeer word, ondersoek en vergelyk (individueel en/of as lid van 'n groep), volgens die bostaande eienskappe deur die volgende te doen:

3.3.2: teken vorms op grafiekpapier;

***Assesseringstandaard 3.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder vergrotings en verkleinings van twee-dimensionele figure (ten minste vierhoeke en driehoeke) teken en grafiekpapier gebruik om die grootte en vorm daarvan te vergelyk.

# 4.8 Om 2-dimensionele vorms te ondersoek en te vergelyk[8]

## 4.8.1 WISKUNDE

## 4.8.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.8.3 Meetkunde

## 4.8.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.8.5 Memorandum

1.

1.1 Lyn ewe ver middelpunt gebrek

2.

2.1 180

2.2 1

2.3 360

#### 4.8.5.1 LEERDERS AFDELING

## 4.8.6 Inhoud

### 4.8.6.1 AKTIWITEIT: Om 2-dimensionele vorms te ondersoek en te vergelyk [LU 3.3.3]

‘n Kykie na sirkels

1. Kyk goed na die skets en beantwoord dan die vrae:




**Figure 4.19**

RQ = Middelyn

SP = Straal

1.1 Wat is ‘n sirkel?

___________________________________________________________________________

1.2 Waar, in ons alledaagse lewe, kry ons met sirkels te doen?

___________________________________________________________________________

___________________________________________________________________________

2. Beantwoord die volgende vrae:

2.1 Hoeveel middellyne kan ‘n sirkel hê? ________________________________

2.2 Hoeveel middelpunte kan ‘n sirkel hê? ______________________________

2.3 Hoeveel strale (radius) kan ‘n sirkel hê?______________________________

3. Gebruik jou passer en trek ‘n sirkel met ‘n:

3.1 straal van 30 mm

[8] This content is available online at <http://cnx.org/content/m21729/1.1/>.

3.2 middellyn van 80 mm

HET JY GEWEET?

Ons kan pragtige patrone met sirkels trek! Die patroon hieronder word “Paisley” genoem en word op klere of stukke lap gebruik.



**Figure 4.20**

4. Kan jy sien hoe die patroon geteken is? Probeer dit self!

5. Volg die volgende stappe en gebruik dan hierdie metode om die volgende patrone te teken. Jou opvoeder sal die nodige folio verskaf:

Teken ‘n sirkel



**Figure 4.21**

Gebruik dieselfde straal om die omtrek af te merk



**Figure 4.22**

Verbind nou die punte (indien nodig)



**Figure 4.23**

5.1



**Figure 4.24**

5.2



**Figure 4.25**

5.3



**Figure 4.26**

5.4



**Figure 4.27**

6. Ontwerp nou jou eie sirkel-patroon! Kleur dit netjies in:

Tyd vir selfassessering

Dit is belangrik dat ons sal weet of jy die werk wat ons tot dusver gedoen het, goed verstaan. Lees die onderstaande kriteria. Evalueer jouself op ‘n skaal van 1 – 4 deur ‘n sirkel om die toepaslike syfer te trek.

| Kriteria | 1 = Glad nie.2 = Net ‘n bietjie (min).3 = Goed.4 = Uitstekend. | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Ek kan die term “ewewydig” verduidelik. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan die verskil tussen ‘n lyn en ‘n lynstuk verduidelik. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan die volgende begrippe verduidelik: | | | | | |
| * skerphoek; | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| * stomphoek; | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| * regte hoek. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan hoeke akkuraat: | | | | | |
| * met ‘n gradeboog meet; | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| * met ‘n gradeboog trek. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan die ooreenkomste tussen ‘n reghoek en ‘n parallelogram noem. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan die verskille tussen ‘n reghoek en ‘n parallelogram noem. | 1 | 2 | 3 | 4 | |

*continued on next page*

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Ek kan die begrip "simmetries" verduidelik. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan die term "rotasie-simmetrie" verduidelik. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan die volgende begrippe verduidelik: | | | | | |
| * straal; | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| * middellyn. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kon die figure vergroot en verklein. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan patrone met sirkels teken. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| | | | | | |

**Table 4.6**

Kom ons kyk na 3-Dimensionele figure.

Jy het seker al baie met 'n dobbelsteen gespeel. Kyk of jy jou eie een kan maak. Trek die volgende ontvouing net so af. Knip dit uit en vou jou dobbel-steen. Skryf dan die nommers 1 – 6 op die kante. Onthou dat die nommerpare (1,6); (3,4) en (2,5) op die teenoorgestelde kante moet wees.



**Figure 4.28**

HET JY GEWEET?

Die dobbelsteen wat jy so pas gemaak het, is 'n voorbeeld van 'n **kubus**.

Kyk ook goed hierna:




**Figure 4.29**

### 4.8.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in 'n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe wat in hierdie graad bestudeer word, ondersoek en vergelyk (individueel en/of as lid van 'n groep), volgens die bostaande eienskappe deur die volgende te doen:

**3.3.3:** gebruik 'n passer om sirkels, patrone in sirkels en patrone met sirkels te teken.

## 4.9 Om 3-dimensionele figure te beskryf en te klassifiseer[9]

### 4.9.1 WISKUNDE

### 4.9.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.9.3 Meetkunde

### 4.9.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.9.5 Memorandum

| | Figuur | Aantal rande | Aantal vlakke | Aantal hoekpunte |
|---|---|---|---|---|
| 1. | | 9 | 5 | 6 |

*continued on next page*

[9]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21730/1.1/>.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 2. | | 18 | 8 | 12 |
| 3. | | 8 | 5 | 5 |

**Table 4.7**

#### 4.9.5.1 LEERDERS AFDELING

### 4.9.6 Inhoud

#### 4.9.6.1 AKTIWITEIT: Om 3-dimensionele figure te beskryf en te klassifiseer [LU 3.2.1]

Kyk na die volgende figure en voltooi dan die tabel:

| | Figuur | Aantal rande | Aantal vlakke | Aantal hoekpunte |
|---|---|---|---|---|
| 1. | | | | |

*continued on next page*

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 2. | | | | |
| 3. | | | | |

**Table 4.8**

### 4.9.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in 'n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe beskryf en klassifiseer volgens hul eienskappe, insluitend:

**3.2.1:** vlakke, hoekpunte en rande.

## 4.10 Om 3-dimensionele figure te herken, te visualiseer en te benoem[10]

### 4.10.1 WISKUNDE

### 4.10.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.10.3 Meetkunde

### 4.10.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.10.5 Memorandum

#### 4.10.5.1 LEERDERS AFDELING

### 4.10.6 Inhoud

#### 4.10.6.1 AKTIWITEIT: Om 3-dimensionele figure te herken, te visualiseer en te benoem [LU 3.1.1]]

#### 4.10.6.2 Om 3-dimensionele figure te ondersoek en te vergelyk [LU 3.3.1]

1. Die volgende ontvouings is voorbeelde van **piramides**.

[10]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21732/1.1/>.

Trek hulle net so af, knip uit en vou dan elke piramide.



**Figure 4.30**

1.1
1.2

---



**Figure 4.31**

---

2. Hou ‘n klasbespreking en maak ‘n lys van die ooreenkomste en verskille tussen die twee piramides wat julle sien. Sit dit teen jul aansteekbord vas.

## 4.10.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in ‘n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in natuurlike en kulturele vorms en ‘n meetkundige agtergrond, insluitend dié wat vroeër behandel is, herken, visualiseer en benoem met die klem op:

**3.1.1:** ooreenkomste en verskille tussen viervlakke en ander piramides;

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe wat in hierdie graad bestudeer word, ondersoek en vergelyk (individueel en/of as lid van ‘n groep), volgens die bostaande eienskappe deur die volgende te doen:

**3.3.1:** maak drie-dimensionele modelle deur die volgende te gebruik:

- strooitjies om ‘n raamwerk te bou,
- ‘n net/patroon wat deur die onderwyser voorsien word.

# 4.11 Om 3-dimensionele figure te ondersoek en te vergelyk[11]

## 4.11.1 WISKUNDE

## 4.11.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.11.3 Meetkunde

## 4.11.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.11.5 Memorandum

2.1 Drie-dimensionele Een vlak.
2.2 Een vlak Drie-dimensionele.

#### 4.11.5.1 LEERDERS AFDELING

## 4.11.6 Inhoud

#### 4.11.6.1 AKTIWITEIT: Om 3-dimensionele figure te ondersoek en te vergelyk [LU 3.3.1]

Kom ons bou!

1. Werk saam met ‘n maat. Gebruik strooitjies of tandestokkies en wondergom en kyk of jul die volgende 3-dimensionele figure kan bou:

1.1 ‘n kubus
1.2 ‘n driehoekige prisma
1.3 ‘n piramide
1.4 enige ander drie-dimensionele figuur

2. Beantwoord nou die volgende vrae:

2.1 Hoe verskil ‘n kubus van ‘n vierkant?

___________________________________________________________________________
___________________________________________________________________________
___________________________________________________________________________
___________________________________________________________________________

2.2 Hoe verskil ‘n driehoek van ‘n driehoekige prisma?

___________________________________________________________________________
___________________________________________________________________________
___________________________________________________________________________
___________________________________________________________________________

## 4.11.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in ‘n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe wat in hierdie graad bestudeer word, ondersoek en vergelyk (individueel en/of as lid van ‘n groep), volgens die bostaande eienskappe deur die volgende te doen:

**3.3.1:** maak drie-dimensionele modelle deur die volgende te gebruik:

- strooitjies om ‘n raamwerk te bou,
- ‘n net/patroon wat deur die onderwyser voorsien word.

[11] This content is available online at <http://cnx.org/content/m21733/1.1/>.

# 4.12 Om te teken en sketse te interpreteer[12]

## 4.12.1 WISKUNDE

## 4.12.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.12.3 Meetkunde

## 4.12.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.12.5 Memorandum

1. 4
   2.
   2.1 19
   2.2 8

## 4.12.6 LEERDERS AFDELING

## 4.12.7 Inhoud

### 4.12.7.1 AKTIWITEIT: Om te teken en sketse te interpreteer [LU 3.7]

1. Kyk goed na die skets van hierdie kubus.
   As jy van voor af na die kubus kyk, hoeveel vierkante kan jy nie sien nie?
   _______________________________________________________________________



**Figure 4.32**

2. Kyk na hierdie kubus van die kant af.
2.1 Hoeveel kubusse sien jy?
_______________________________________________________________________
2.2 Hoeveel kubusse kan jy nie sien nie?
_______________________________________________________________________
3. Teken nou enigeen van hierdie kubusse van bo af.
UITDAGING!
Vra jou opvoeder vir die nodige foliopapier.
Trek jou skoolskoen uit en:
4 Teken dit van bo af.
4 Teken dit van die kant af.
4 Teken dit van onder af.
Tyd vir selfassessering

[12] This content is available online at <http://cnx.org/content/m21747/1.1/>.

Lees die kriteria. Hoe voel jy oor die werk wat ons so pas afgehandel het?

| | 1 | 2 | 3 | 4 |
|---|---|---|---|---|
| Ek kon die dobbelsteen vou. | _____ | _____ | _____ | _____ |
| Ek kan die volgende begrippe verduidelik: | | | | |
| * rand | _____ | _____ | _____ | _____ |
| * hoekpunt | _____ | _____ | _____ | _____ |
| * vlak | _____ | _____ | _____ | _____ |
| Ek kon die volgende figure in aktiwiteit 11 bou: | | | | |
| * kubus | _____ | _____ | _____ | _____ |
| * driehoekige prisma | _____ | _____ | _____ | _____ |
| * piramide | _____ | _____ | _____ | _____ |
| Ek kan verduidelik wat die verskil tussen 'n 2- en 3-dimensionele figuur is. | _____ | _____ | _____ | _____ |

**Table 4.9**

HET JY GEWEET?
Wanneer ons 'n kaart of aanwysings wil lees, kan ons van koördinate gebruik maak!
Dit is belangrik om te onthou dat ons altyd eers die horisontale as sal lees.
In die voorbeeld is punt A se aflesing die paar (1,2).
As jy die paar (3,1) lees, sal jy by B uitkom.
Soms is die rigting ook by, en dan lyk dit so: (1O, 2N) of (3O, 1N).




**Figure 4.33**

### 4.12.8 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in 'n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder sketse van eenvoudige drie-dimensionele voorwerpe vanuit verskillende posisies (perspektiewe) teken en interpreteer.

# 4.13 Om vasgestelde posisies te vind en te verduidelik hoe om tussen posisies te beweeg[13]

## 4.13.1 WISKUNDE

## 4.13.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.13.3 Meetkunde

## 4.13.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.13.5 Memorandum

1.
   1.1 Kerk
   1.2 Flieks
   1.3 Fabriek
   1.4 Museum
   2.
   2.1 2 N en 8 W
   2.2 1N en 6 W
   2.3 3N en 5W
   2.4 1N en 8O

## 4.13.6 LEERDERS AFDELING

## 4.13.7 Inhoud

### 4.13.7.1 AKTIWITEIT: Om vasgestelde posisies te vind en te verduidelik hoe om tussen posisies te beweeg [LU 3.8]

1. Nino is 'n vreemdeling op die dorp. Wat sal hy kan sien as hy die volgende "punte" besoek?
   1.1 (6O, 1S) : _______________________________________________________
   1.2 (3W, 3N) : _______________________________________________________
   1.3 (5W, 3S) : _______________________________________________________
   1.4 (5O, 7N) : _______________________________________________________

**Image not finished**

**Figure 4.34**

2. Gebruik slegs koördinate en verduidelik vir Nino hoe om te kom:
2.1 van die lughawe tot by die fabriek
_______________________________________________________________
2.2 van die riviermond tot by die flieks:

[13] This content is available online at <http://cnx.org/content/m21749/1.1/>.

________________________________________________________________________________
2.3 van die stasie tot by die winkelsentrum:

________________________________________________________________________________
2.4 van die dieretuin tot by die museum:

________________________________________________________________________________
UITDAGING!

Ontwerp jou eie kaart met aanwysings. Begrawe ‘n skat êrens en verduidelik vir ‘n maat deur middel van koördinate hoe om dit te kry.

### 4.13.8 Assessering

***Leeruitkomste 3:***Die leerder is in staat om eienskappe van en verwantskappe tussen twee-dimensionele vorms en drie-dimensionele voorwerpe in ‘n verskeidenheid oriëntasies en posisies te beskryf en voor te stel.

***Assesseringstandaard 3.8:*** Dit is duidelik wanneer die leerder ligging op ‘n gekodeerde rooster bepaal en beskryf hoe om tussen posisies op die rooster te beweeg, en kaarte as rooster herken.

## 4.14 Om hoofreken te kan doen[14]

### 4.14.1 WISKUNDE

### 4.14.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.14.3 Datahantering

### 4.14.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.14.5 Memorandum

1.1 $9 \times 12 = \mathbf{108}$

1.2 $7 \times 8 = \mathbf{56}$

1.3 $6 \times \mathbf{8} = 48$

1.4 $\mathbf{13} \times 5 = 65$

1.5 $(4 \times 6) + 18 = \mathbf{42}$

1.6 $(4 \times \mathbf{8}) + 8 = 40$

1.7 $\mathbf{144} \div 12 \div 6 = 2$

1.8 $2\ 004 - 13 = \mathbf{1991}$

1.9 $54 \div \mathbf{6} = 9$

1.10 $\mathbf{63} \div 7 = 9$

1.11 $132 \div 12 = \mathbf{11}$

1.12 $4 \times 4 \times 4 = \mathbf{64}$

1.13 $72 \div \mathbf{9} = 8$

1.14 $(\mathbf{81} \div 9) \times 4 = 36$

1.15 $15 \times 7 \times 6 \times \mathbf{0} = 0$

### 4.14.6 LEERDERS AFDELING

### 4.14.7 Inhoud

#### 4.14.7.1 AKTIWITEIT: Om hoofreken te kan doen [LU 1.9]

1. Ons het lank laas gekyk hoe goed jou hoofrekenvaardighede is. Kyk of jy die volgende hoofrekentoets binne twee minute kan voltooi:

[14]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21752/1.1/>.

1.1 $9 \times 12 =$
1.2 $7 \times 8 =$
1.3 $6 \times = 48$
1.4 $\times 5 = 65$
1.5 $(4 \times 6) + 18 =$
1.6 $(4 \times ) + 8 = 40$
1.7 $\div 12 \div 6 = 2$
1.8 2 004 − 13 =
1.9 $54 \div = 9$
1.10 $\div 7 = 9$
1.11 $132 \div 12 =$
1.12 $4 \times 4 \times 4 =$
1.13 $72 \div = 8$
1.14 $( \div 9) \times 4 = 36$
1.15 $15 \times 7 \times 6 \times = 0$
Voltooi: Ek het _______________________________________________ reg!

### 4.14.8 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.9:*** Dit is duidelik wanneer die leerder hoofberekeninge uitvoer.

## 4.15 Om eenvoudige tabelle te gebruik om data in te samel en vrae te beantwoord[15]

### 4.15.1 WISKUNDE

### 4.15.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.15.3 Datahantering

### 4.15.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.15.5 Memorandum

### 4.15.6 LEERDERS AFDELING

### 4.15.7 Inhoud

#### 4.15.7.1 AKTIWITEIT: Om eenvoudige tabelle te gebruik om data in te samel en vrae te beantwoord [LU 5.2]

#### 4.15.7.2 Om data te organiseer en op te teken [LU 5.4]

1. Kom ons maak ‘n opname van die resultate wat die klas met die hoofrekentoets behaal het. Voltooi die volgende eenvoudige tabel:

[15]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21769/1.1/>.

| Aantal vrae ko-r-rek | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 | 11 | 12 | 13 | 14 | 15 | 1 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Aantal leerders | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ | __ |

**Table 4.10**

2. Beantwoord nou die volgende vrae na aanleiding van jou tabel hierbo:
2.1 Hoeveel leerders het die hoofrekentoets geskryf? ________________________
2.2 Hoeveel leerders het volpunte? ________________________________________
2.3 Hoeveel leerders het net 8 vrae korrek beantwoord? _______________________
2.4 Hoeveel vrae het die meeste leerders korrek beantwoord? ________________
2.5 Was dit 'n maklike hoofrekentoets? _____________________________________
Motiveer jou antwoord. _______________________________________________
_______________________________________________________________________
KLASBESPREKING
Gesels eers oor die volgende en kyk of jul antwoorde kan kry.
1. Waarom, dink julle, is dit vir jul skoolhoof belangrik om te weet hoeveel leerders daar volgende jaar in elke klas gaan wees?
2. Waarom is dit belangrik om te weet hoeveel mense daar in 'n sekere dorp woon?
3. Hoe kan bogenoemde inligting bekom word?

### 4.15.8 Assessering

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder eenvoudige dataversamelingsvelle (wat tellings vereis) en eenvoudige vraelyste (met ja/nee tipe antwoorde) gebruik om data te versamel (alleen en/of as 'n lid van 'n groep of span) ten einde vrae te beantwoord wat deur die onderwyser, self of die groep gevra word;

***Assesseringstandaard 5.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder data organiseer en aanteken deur gebruik te maak van tellings en tabelle.

# 4.16 Om eenvoudige vrae te vra en databronne te identifiseer[16]

## 4.16.1 WISKUNDE

## 4.16.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.16.3 Datahantering

## 4.16.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.16.5 Memorandum

## 4.16.6 LEERDERS AFDELING

## 4.16.7 Inhoud

### 4.16.7.1 AKTIWITEIT: Om eenvoudige vrae te vra en databronne te identifiseer [LU 5.1]

### 4.16.7.2 Om data te organiseer en op te teken [LU 5.4]

Vir hierdie aktiwiteit moet julle in groepe van drie verdeel. Kies een van die volgende onderwerpe. Kies dan een graad in die skool van wie jul die inligting kan versamel.

- Gunsteling sport.
- Gunsteling TV-program.
- Gunsteling leerarea op skool.
- Gunsteling troeteldier.
- Gunsteling naweek-tydverdryf.

Stel 'n tabel op waarin julle die inligting kan opteken, bv.

| Gunsteling sport | Hokkie | Netbal | Sokker | Rugby |
|---|---|---|---|---|
| Aantal leerders | _______ | _______ | _______ | _______ |

**Table 4.11**

## 4.16.8 Assessering

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder eenvoudige vrae stel oor sy/haar eie skool en gesinsomgewing, en gepaste databronne vind ten einde menseregte, sosiale, politieke, kulturele, omgewings- en ekonomiese kwessies in daardie omgewing die hoof te bied;

***Assesseringstandaard 5.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder data organiseer en aanteken deur gebruik te maak van tellings en tabelle.

[16]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21807/1.1/>.

# 4.17 Om ‘n verskeidenheid van grafieke te teken[17]

## 4.17.1 WISKUNDE

## 4.17.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.17.3 Datahantering

## 4.17.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.17.5 Memorandum

## 4.17.6 Leerders Afdeling

## 4.17.7 Inhoud

### 4.17.7.1 AKTIWITEIT: Om ‘n verskeidenheid van grafieke te teken [LU 5.6]

Ons kan inligting wat ons insamel, op ‘n wye verskeidenheid maniere voorstel. Daar is bv. ‘n blokgrafiek, staafgrafiek, lyngrafiek, prentgrafiek en sirkeldiagram.

Kom ons kyk na ‘n paar voorbeelde:




**Figure 4.35**

[17]This content is available online at <http://cnx.org/content/m31696/1.1/>.

#### 4.17.7.1.1 Staaf-lyngrafiek




**Figure 4.36**

#### 4.17.7.1.2 Sirkeldiagram

### 4.17.8

| | |
|---|---|
| Atletiek | |
| Sokker | |
| Muurbal | |
| Veldwedlope | |
| Gimnastiek | |

**Figure 4.37**

### 4.17.9

### 4.17.10

### 4.17.11

### 4.17.12

Prentgrafiek




**Figure 4.38**

'n Horisontale blokdiagram




**Figure 4.39**

'n Vertikale staafdiagram

1. Kies nou vir jou een van hierdie grafieke en stel die inligting wat jy by aktiwiteit 2.3 versamel het, netjies voor.



**Figure 4.40**

Assessering: Grafiek

| Kriteria | 1 | 2 | 3 | 4 |
|---|---|---|---|---|
| Asse | Geen as het 'n byskrif nie. | Net een van die asse het 'n byskrif. | Beide asse het 'n byskrif, maar alles is nie korrek nie. | Beide se byskrifte is netjies en korrek. |
| Grafiek | Interpretasie feitlik onmoontlik. | Data is onge-organiseerd en interpretasie moeilik. | Kan grafiek interpreteer, hoewel nie 100% korrek. | Die grafiek is georden en data is sinvol aangebied. Dit is maklik om te interpreteer. |
| Netheid | Werk is slordig en onge-organiseerd. | Dit is georganiseerd, maar moeilik leesbaar. | Dit is netjies en georganiseerd, maklik leesbaar. | Dit is netjiese, duidelik uiteengesette werk; duidelik leesbaar. |

**Table 4.12**

### 4.17.13 Assessering

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder 'n verskeidenheid van grafieke met die hand of tegnologies teken om data voor te stel en te interpreteer (gegroepeer of ongegroepeer).

# 4.18 Om data krities te lees en te interpreteer[18]

## 4.18.1 WISKUNDE

## 4.18.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.18.3 Datahantering

## 4.18.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.18.5 Memorandum

1.

1.1 4
1.2 e.TV
1.3 Egoli
1.4 2 / 3
1.5 Hooked on Golf
1.6 14:00 en 17:00
1.7 SAUK 3 en e.TV
1.8 Watter een van hierdie TV-kanale is JOU gunstelingkanaal? Hoekom?

### 4.18.5.1 LEERDERS AFDELING

## 4.18.6 Inhoud

### 4.18.6.1 AKTIWITEIT: Om data krities te lees en te interpreteer [LU 5.7.1]

1. Jy het so pas jou eie grafiek geteken, maar kom ons kyk nou of jy data wat op 'n ander manier voorgestel is, kan interpreteer. Kyk goed na die volgende en beantwoord dan die vrae wat volg:

(Uit: *Die Burger*, Vrydag, 29 Augustus 2003)

[18]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21763/1.1/>.

## SABC3

**05:00 BBC World**
**07:00 3 Talk** (H)
**08:00 AM Shopping**
**10:00 Learning Channel**
**11:30 Crossing over with John Edward** (OL) (H)
**12:00 Generations** (H)
**12:30 Isidingo** (H)
**13:00 Business Update**
**13:30 Business Focus** (H)
**14:00 New Comers** (H)
**14:30 The Golf Bag** (H)
**15:00 Great Escapes** (H)
**15:30 On Track**
**16:00 @ The Movies**
**16:05 All My Children**
**17:00 3 Talk**
**17:55 Nuus**

**18:00 Business Focus**
**18:30 Isidingo**
**19:00 Nuus** (Engels)
**19:30 Top Billing:** Die huis van die mode-ontwerper Craig Port en die Kaapse Modeweek word besoek. Ons sien 'n voorskou van die rolprent *Pirates of the Caribbean*.

## M-NET

**06:15 Krieket: Extra Cover**
**06:30 Rugby:** Head to head
**07:15 Atletiek:** IAAF-Wêreldbyeenkoms (hoogtepunte).
**08:15 Branderry:** Eindronde van Billabong Polar Ice junior reeks, Jeffreysbaai.
**08:30 Rugby: Head to Head**
**09:00 Infomercials**
**10:00 Vicious Delicious**
**10:30 Go Music**
**11:00 ★ Space Cowboys:** Aksie. Met Clint Eastwood, Tommy Lee Jones, Donald Sutherland. (OL, 2000).
**13:10 Infomercials**
**14:00 KTV**
**17:00 Buffy the Vampire Slayer** (OL)

**18:00 Egoli**
**18:30 Big Brother Africa**
**19:00 Boomtown**

## e.tv

**05:00 Hallelujah Africa**
**05:30 Morning Edition**
**08:00 Infomercial**
**08:30 Backstage** (H)
**09:00 Morning Magazine**
**09:30 Felicia Talk Show** (H)
**10:30 ★ Two Women:** Met Sophia Loren en Eleanor Brown. (OLG, 1960)
**12:15 Looney Tunes**
**12:20 Infomercial**
**12:30 WorldNOW**
**13:00 Stoei** (H)
**13:50 Infomercial**
**14:00 Ricki Lake**
**14:50 Looney Tunes**
**15:00 Tweenies**
**15:30 Craz-e**
**16: 00 Jackie Chan**
**16:30 Craz-e**
**17:00 Nuus**
**17:05 Oprah Winfrey Show**

**18:00 Nuus**
**18:05 S.O.S.**
**18:30 Backstage**
**19:00 Nuus**
**19:30 Good Morning, Miami**

## kykNET

**06:00 Ontbytsake**
**07:00 Tjommies**
**08:00 JIP** (H)
**08:30 BvP** (H)
**09:30 Oulap se rooi** (H)
**10:00 Kwêla** (H)
**11:00 Hooked on Golf** (H)
**11:30 Pampoen tot perlemoen**
**12:00 Kunskafee**
**13:00 Die beskermers**
**13:30 Klankgrens**
**14:30 Modemallemeule** (H)
**15:00 Helikops**
**16:30 Tjommies**
**17:30 Egoli**

**18:00 Draadloos**
**18:30 Kwêla** (H)
**19:30 Nou of nooit**

**Figure 4.41**

1.1 Hoeveel verskillende TV-kanale se programme word hier aangedui?

______________________________________________

1.2 Op watter kanaal kan jy na die fliek "Two Women" kyk?

______________________________________________

1.3 Na watter program kan jy op beide M-Net en kykNet kyk?

______________________________________________

1.4 Hoeveel programme word op SABC 3 herhaal?

______________________________________________

1.5 Na watter sportprogram kan jy op kykNet kyk?

______________________________________________

1.6 Hoe laat is daar 'n program vir kinders op M-Net?

______________________________________________

1.7 Watter kanaal begin die vroegste met hul uitsendings?

______________________________________________

1.8 Watter een van hierdie TV-kanale is JOU gunstelingkanaal?

______________________________________________

Hoekom?

---

### 4.18.7 Assessering

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder data wat op verskillende wyses voorgestel word (insluitend eie voorstellings, mediavoorstellings – woorde, grafieke, sirkeldiagramme), krities lees en interpreteer om sodoende gevolgtrekkings en voorspellings te maak wat sensitief is teenoor die rol van:

5.7.1: konteks (bv. landelik of stedelik, nasionaal of provinsiaal).

## 4.19 Om ongegroepeerde numeriese data te ondersoek en die modus en die mediaan te bepaal[19]

### 4.19.1 WISKUNDE

### 4.19.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.19.3 Datahantering

### 4.19.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.19.5 Memorandum

1. 1.1 45
   - 45
   - 41,5
2. 2.1 18 / 13
   - 6
3. 3.1 17 / 19
   - 38
4. 4.1 5,5
   - 13,7
5. 5.1 Klas / Vak

### 4.19.6 LEERDERS AFDELING

### 4.19.7 Inhoud

#### 4.19.7.1 AKTIWITEIT: Om ongegroepeerde numeriese data te ondersoek en die modus en die mediaan te bepaal [LU 5.5]

Teen hierdie tyd het jy seker al besef dat data op 'n wye verskeidenheid maniere voorgestel kan word. Kom ons kyk nou hoe data in 'n skoolsituasie gebruik kan word:

[19]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21764/1.1/>.

Mnr. Muruvan se klas het 'n Wiskundetoets van 50 punte geskryf en die resultate van die seuns in die klas het so gelyk:

47 ; 33 ; 45 ; 49 ; 38 ; 45 ; 42 ; 45 ; 30

In plaas daarvan om die data deur middel van 'n grafiek voor te stel, het mnr. Muruvan die modus, mediaan en rekenkundige gemiddelde bereken.

HET JY GEWEET?

**Die modus** van die data is **die waarde wat die meeste voorkom.** Soms is daar meer as een modus.

Die **mediaan** van die data is die **waarde wat in die middel lê wanneer die** data van klein na groot gerangskik word. Indien daar 'n **ewegetal** waardes is, is die **mediaan** die **gemiddeld van die middelste twee waardes.**

**Die rekenkundige gemiddelde** kry jy as jy **al die waardes bymekaar tel** en dit dan **deel deur die aantal waardes.**

1. Kom ons help mnr. Muruvan om die volgende te bepaal:

1.1 Die modus:

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

1.2 Die mediaan:

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

1.3 Die rekenkundige gemiddelde:

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

2. Bepaal nou die **modus** van:

2.1 18 ; 13 ; 15 ; 18 ; 19 ; 12 ; 13 ; 14

2.2 5 ; 6 ; 6 ; 7 ; 9 ; 8 ; 7 ; 6 ; 8 ; 9

3. Bepaal die **mediaan** van:

3.1 17 ; 15 ; 23 ; 15 ; 19 ; 29

3.2 41 ; 29 ; 50 ; 33 ; 45 ; 27 ; 38

4. Bepaal die **rekenkundige gemiddelde** van:

4.1 5 ; 7 ; 8 ; 3 ; 4 ; 9 ; 2 ; 6

4.2 11 ; 14 ; 16 ; 12 ; 13 ; 15 ; 15

5. Beantwoord die volgende vrae:

5.1 Watter rekenkundige gemiddelde bepaal jou opvoeder gereeld?

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

5.2 Hoekom?

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

### 4.19.8 Assessering

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder ongegroepeerde numeriese data ondersoek om die telling (modus) wat die meeste voorkom, en die middelwaarde (mediaan) van die datastel te bepaal, om sodoende sentrale neigings te beskryf.

# 4.20 Om eenvoudige vrae te vra en databronne te identifiseer[20]

## 4.20.1 WISKUNDE

## 4.20.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.20.3 Datahantering

## 4.20.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.20.5 Memorandum

## 4.20.6 LEERDERS AFDELING

## 4.20.7 Inhoud

### 4.20.7.1 AKTIWITEIT: Om eenvoudige vrae te vra en databronne te identifiseer [LU 5.1]

### 4.20.7.2 Om eenvoudige tabelle te gebruik om data te versamel en vrae te beantwoord [LU 5.2]

### 4.20.7.3 Om data te organiseer en op te teken [LU 5.4]

### 4.20.7.4 Om die ongegroepeerde numeriese data te ondersoek en die modus, median en rekenkundige gemiddelde te bepaal [LU 5.5]

### 4.20.7.5 Om 'n verskeidenheid van grafieke te teken [LU 5.6]

### 4.20.7.6 Om data krities te lees en te interpreter [LU 5.7.2]

***Hierdie is 'n taak vir jou portefeulje. Lees die opdragte baie goed deur voordat jy begin!

1. Maak 'n opname van die grootte van die skoolskoene van al die leerders in enige klas in die skool (behalwe jou eie!).
2. Stel die gegewens netjies in 'n tabel voor.
3. Stel nou die gegewens deur middel van 'n grafiek van jou keuse voor.
4. Bepaal die modus van die data.
5. Bepaal die mediaan van die data.
6. Bepaal die rekenkundige gemiddelde.
7. Skryf enige interessante gegewens omtrent die data wat jy ingesamel het, neer.

Assessering: Datahantering

| KRITERIA | KODE | | | |
|---|---|---|---|---|
| | 1 | 2 | 3 | |
| Volledigheid | Feitlik geen opdrag is uitgevoer nie. | Die helfte van die opdragte is uitgevoer. | Een of twee opdragte is nie uitgevoer nie. | Al die opdragte is uitgevoer. |
| | | | *continued on next page* | |

[20] This content is available online at <http://cnx.org/content/m21809/1.1/>.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| Netheid en organisasie | Werk is slordig en ongeorganiseerd. | Dit is georganiseerd, maar moeilik leesbaar. | Dit is netjies en georganiseerd, maklik leesbaar. | Dit is netjiese, duidelik uiteengesette werk; duidelik leesbaar. |
| Grafiek | Interpretasie is feitlik onmoontlik. | Data is ongeorganiseerd en interpretasie moeilik. | Kan grafiek interpreteer, hoewel nie 100% korrek nie. | Die grafiek is georden en data is sinvol aangebied. Maklik om te interpreteer. |
| Korrektheid van berekenings | Al die antwoorde is verkeerd bereken. | Baie foute is begaan. | Min foute is begaan. | Antwoorde is almal korrek bereken. |

**Table 4.13**

### 4.20.8 Assessering

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder eenvoudige vrae stel oor sy/haar eie skool en gesinsomgewing, en gepaste databronne vind ten einde menseregte, sosiale, politieke, kulturele, omgewings- en ekonomiese kwessies in daardie omgewing die hoof te bied;

***Assesseringstandaard 5.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder eenvoudige dataversamelingsvelle (wat tellings vereis) en eenvoudige vraelyste (met ja/nee tipe antwoorde) gebruik om data te versamel (alleen en/of as 'n lid van 'n groep of span) ten einde vrae te beantwoord wat deur die onderwyser, self of die groep gevra word;

***Assesseringstandaard 5.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder data organiseer en aanteken deur gebruik te maak van tellings en tabelle.

***Assesseringstandaard 5.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder ongegroepeerde numeriese data ondersoek om die telling (modus) wat die meeste voorkom, en die middelwaarde (mediaan) van die datastel te bepaal, om sodoende sentrale neigings te beskryf.

***Assesseringstandaard 5.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder 'n verskeidenheid van grafieke met die hand of tegnologies teken om data voor te stel en te interpreteer (gegroepeer of ongegroepeer).

***Assesseringstandaard 5.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder data wat op verskillende wyses voorgestel word (insluitend eie voorstellings, mediavoorstellings – woorde, grafieke, sirkeldiagramme), krities lees en interpreteer om sodoende gevolgtrekkings en voorspellings te maak wat sensitief is teenoor die rol van:

5.7.2: kategorieë binne die data (bv. ouderdom, geslag, ras).

# 4.21 Om die moontlikheid van gebeure in die daaglikse lewe te voorspel[21]

## 4.21.1 WISKUNDE

## 4.21.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.21.3 Waarskynlikheid

## 4.21.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.21.5 Memorandum

1.
   1.1 Moontlik
   1.2 Moontlik
   1.3 Seker
   1.4 Moontlik
   1.5 Onmoontlik
   1.6 Moontlik
   1.7 Onmoontlik
   1.8 Onmoontlik
   1.9 Seker
   1.10 Moontlik

## 4.21.6 LEERDERS AFDELING

## 4.21.7 Inhoud

### 4.21.7.1 AKTIWITEIT: Om die moontlikheid van gebeure in die daaglikse lewe te voorspel [LU 5.8]

1. Werk saam met ‘n maat. Besluit of die volgende **seker, moontlik of onmoontlik** is. Maak net ‘n regmerkie in die toepaslike kolom:

| | | Seker | Moontlik | Onmoontlik |
|---|---|---|---|---|
| 1.1 | Dit gaan Woensdag reën. | | | |
| 1.2 | As jy ‘n dobbelsteen gooi, sal dit op die 3 val. | | | |
| 1.3. | Sondag kom voor Maandag. | | | |
| 1.4 | Die netbalspan sal hul wedstryd wen. | | | |
| 1.5 | Jy kan binne 15 minute van Durban na Kaapstad vlieg. | | | |
| 1.6 | Ek sal volpunte in my volgende toets kry. | | | |
| 1.7 | Daar sal volgende jaar geen skoolvakansie wees nie. | | | |
| 1.8 | As ek weer verjaar, is ek 10 jaar oud. | | | |
| 1.9 | Donderdag kom na Woensdag. | | | |
| 1.10 | Ek gaan R1 000 wen. | | | |

**Table 4.14**

[21] This content is available online at <http://cnx.org/content/m21765/1.1/>.

HET JY GEWEET?

Jy was eintlik besig om die **waarskynlikheid** dat iets sou gebeur of nie sou gebeur nie, hierbo te skat. Ons kan syfers aan die skatting koppel.

- 'n Waarskynlikheid van **een** beteken dat die gebeurtenis **beslis sal plaasvind**.
- 'n Waarskynlikheid van **nul** beteken dat die gebeurtenis **nooit sal plaasvind nie**.
- Ons kan die waarskynlikheid dat iets sal gebeur, soos volg bepaal:

Die aantal kere wat die gebeurtenis kan plaasvind

Totale aantal moontlikhede

Die waarskynlikheid om 'n rooi bal uit 'n houer met 2 rooi en 3 blou balle te trek, is

Dus:

(daar is 2 rooi balle)

(daar is 5 balle altesaam)

### 4.21.8 Assessering

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.8:*** Dit is duidelik wanneer die leerder die verskeidenheid van gebeurtenisse in die daaglikse lewe wat op waarneming gegrond is, vergelyk en hulle op 'n skaal van 'onmoontlik' tot 'definitief' plaas.

## 4.22 Om 'n lys van moontlike uitkomstes vir eenvoudige eksperimente te maak[22]

### 4.22.1 WISKUNDE

### 4.22.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.22.3 Waarskynlikheid

### 4.22.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.22.5 Memorandum

1. $\frac{2}{12}\frac{1}{6}$
2. $\frac{4}{6} = \frac{2}{3}$
3. $\frac{6}{16} = \frac{3}{8}$
4. $\mathbf{\frac{1}{2}}$
5. $\frac{4}{5}$

### 4.22.6 LEERDERS AFDELING

### 4.22.7 Inhoud

#### 4.22.7.1 AKTIWITEIT: Om 'n lys van moontlike uitkomstes vir eenvoudige eksperimente te maak [LU 5.9]

Bepaal die waarskynlikheid in die volgende gevalle:

1. Twee dobbelstene word gelyktydig gegooi. Wat is die waarskynlikheid dat een van die dobbelstene op 'n 1 sal land?

_____________________________________________________________

[22]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21766/1.1/>.

_______________________________________________________________________

2. Daar is twee paar wit en een paar swart sokkies in my laai. Wat is die waarskynlikheid dat ek 'n wit sokkie sal uithaal sonder dat ek kyk wat ek doen?

_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________

3. In die messegoedlaai lê vyf vurke, vyf messe en ses lepels deurmekaar. Wat is die waarskynlikheid dat ek 'n lepel uit die laai sal haal?

_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________

4. Wat is die waarskynlikheid dat 'n muntstuk op "kruis" sal val as jy dit in die lug opskiet?

_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________

5. Kyk na die skets. Wat is die waarskynlikheid dat die wyser nie op P sal stop as jy hom draai nie?

_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________




**Figure 4.42**

### 4.22.8 Assessering

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.9:*** Dit is duidelik wanneer die leerder 'n lys moontlike uitkomste opstel vir eenvoudige eksperimente (insluitend die gooi van 'n muntstuk, rol van 'n dobbelsteentjie en die spin van 'n draaibord).

# 4.23 Om die frekwensie van werklike uitkomstes vir ‘n reeks probeerslae te tel[23]

## 4.23.1 WISKUNDE

## 4.23.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

## 4.23.3 Waarskynlikheid

## 4.23.4 OPVOEDERS AFDELING

## 4.23.5 Memorandum

## 4.23.6 LEERDERS AFDELING

## 4.23.7 Inhoud

### 4.23.7.1 AKTIWITEIT: Om die frekwensie van werklike uitkomstes vir ‘n reeks probeerslae te tel [LU 5.10]

1. Werk saam met ‘n maat. Gooi ‘n dobbelsteen 20 keer en teken elke keer dat dit op ‘n 4 val, aan.

Voltooi: aantal kere :

2. Werk weer saam met ‘n maat. Skiet ‘n muntstuk 20 keer op en kyk hoeveel keer dit op “munt” val.

Voltooi: *aantal kere* :

Ons noem hierdie aantal kere wat jy hierbo gelys het, die **relatiewe frekwensie**.

As die 4 in die voorbeeld hierbo nege keer verskyn het, sou ons die relatiewe frekwensie so bereken:

Relatiewe frekwensie = aantal viere

aantal gooie

$$= \frac{9}{20} \tag{4.1}$$

3. Gooi nou jou dobbelsteen 30 keer en kyk hoeveel keer dit op 2 val.

Bereken die relatiewe frekwensie.

Tyd vir selfassessering

Dit is belangrik dat ons sal weet of jy die laaste deel van die werk goed verstaan. Lees die onderstaande kriteria. Evalueer jouself op ‘n skaal van 1 – 4 deur ‘n sirkel om die toepaslike syfer te trek.

| Kriteria | 1 = Glad nie.2 = Net ‘n bietjie (min).3 = Goed.4 = Uitstekend. | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Ek kan die begrip “waarskynlikheid” verduidelik. | 1 | 2 | 3 | 4 | |

*continued on next page*

[23]This content is available online at <http://cnx.org/content/m31699/1.1/>.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Ek kan verduidelik wat ‘n waarskynlikheid van een beteken. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan verduidelik wat ‘n waarskynlikheid van nul beteken. | 1 | 1 | 1 | 1 | |
| Ek kan waarskynlikheid korrek bepaal. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| Ek kan relatiewe frekwensie korrek bepaal. | 1 | 2 | 3 | 4 | |
| | | | | | |

**Table 4.15**

### 4.23.8 Assessering

Leeruitkomste 5: Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak, en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal.

Assesseringstandaard 5.10: Dit is duidelik wanneer die leerder die frekwensie van werklike uitkomste vir ‘n reeks toetse tel.

## 4.24 Om hoofreken te kan doen[24]

### 4.24.1 WISKUNDE

### 4.24.2 Meetkunde, Datahantering en Waarskynlikheid

### 4.24.3 Waarskynlikheid

### 4.24.4 OPVOEDERS AFDELING

### 4.24.5 Memorandum

1. $6 \times 7 = \mathbf{42}$
   2. $7 \times 9 = \mathbf{63}$
   3. $6 \times \mathbf{7} = 42$
   4. $\mathbf{9} \times 5 = 45$
   5. $(4 \times 12) + 13 = \mathbf{61}$
   6. $(6 \times \mathbf{8}) + 8 = 56$
   7. $\mathbf{144} \div 12 \div 6 = 2$
   8. $2\ 001 - 17 = \mathbf{1\ 984}$

[24]This content is available online at <http://cnx.org/content/m21767/1.1/>.

